# Die vreugdelied wat engele sing

366



Die vreug - de - lied wat eng -e - le sing,



het die boodskap oor Je - sus aan her- ders ge - bring.



Die goei - e nuus, soos lank reeds voorspel,



het 'n eng-el dié nag aan die her-ders ver - tel.



Im - ma - nu - el! Im - ma - nu - el!



God kom ver - los sy Is - ra - el!

2

Die lied wat al die engele sing,
is die boodskap wat vrede
op aarde sal bring.
"Aan God die eer!"
weerklink daardie lied
wat die engele juigend vol lof
aan Hom bied.
Immanuel! Immanuel!
God kom verlos sy Israel!

3.
Die goeie nuus wat engele bring,
is die boodskap wat herders
ook wyer laat kring.
Met herders wil ook ons
nou getuig
en in dankbaarheid oor
ons Verlosser juig.
Immanuel! Immanuel!
God kom verlos sy Israel!